# Soms kyk ons soekend om ons rond



Soms kyk ons soe-kend om ons rond -



ons smag na sin en vre - de.



Ons voel oorspoel deur sin-loos-heid



in ons gejaag-de le - we.

2

Ons kom tot U, wat deur u Seun

ons roep tot sin en vrede.

Om U te ken, bring waarlik sin

in ons gejaagde lewe.

3

Bewaar my van my sin te soek

in my gejaagde lewe.

Laat my alleen op U vertrou -

die bron van sin en vrede.